# Die regte tyd het aangebreek

341

Die reg - te tyd het aan - ge - breek,
die tyd deur God be - stem -
Die Va - der stuur vir ons sy Seun
as kind na Bet - le - hem.

2

Vir ons gebore as 'n mens,

kom Hy in ons belang -

Hy koop ons vry, dat God ook ons

as kinders kan ontvang.

3

God maak ons kind en erfgenaam,

Hy stuur vir ons sy Gees.

Ons kan Hom nou ons Vader noem;

aan Hom gehoorsaam wees.

4

O Vader, al die lof en eer

en dank wil ons U bring;

van al u vrede, liefde, guns

sal ons vir ewig sing!